**NOTULE VAN 'N VERGADERING VAN DIE SWARTLAND MUNISIPALE RAAD, GEHOU IN DIE MALMESBURY BANKETSAAL OP DONDERDAG, 25 MEI 2017 OM 11:00**

**TEENWOORDIG:**

Speaker, rdl M Rangasamy
Uitvoerende Burgemeester, rdh T van Essen
Uitvoerende Onderburgemeester, rdv M S I Goliath

Bess, D G (DA)
Bekebu, Z (ANC)
Daniels, C (DA)
De Beer, J M (DA)
Fortuin, C B (DA)
Humphreys, F S (ANC)
Maart, E S M (DA)
McQuire, V D (DA)
Papers, C H (DA)
Penxa, B J (ANC)
Philander, D B (ANC)
Smit, N (DA)
Sneewe, A M (ANC)
Solomons, P E (DA)
Stanley, B J (DA)
Stemele, O M (DA)
Van der Westhuizen, R F (DA)
Van Zyl, M (DA)
Zatu, N S (ANC)

Beamptes:
Munisipale Bestuurder, mnr J J Scholtz
Direkteur: Ontwikkelingsdienste, mnr J T Steenkamp
Direkteur: Finansiële Dienste, mnr M A C Bolton
Direkteur: Beskermingsdienste, mnr P A C Humphreys
Direkteur: Elektriese Ingenieursdienste, mnr R du Toit
Direkteur: Korporatiewe Dienste, me M S Terblanche
Direkteur: Siviele Ingenieursdienste, mnr A J Botha
Bestuurder: Sekretariaat en Rekords, me N Brand

**1. OPENING**

Die Speaker rig 'n woord van verwelkoming aan Pastoor Arnold Alexander van die Sewende-dag Adventiste-gemeente, Malmesbury, die Uitvoerende Burgemeester, die Uitvoerende Onderburgemeester, raadslede, amptenare en lede van die publiek.

Pastoor Alexander open die vergadering met skriflesing en gebed op uitnodiging van die Speaker.

Rdl D B Philander versoek die Speaker om 'n minuut van stilte toe te laat in medelye met die afsterwe van rdl Boeta Josefus van Bergrivier Munisipaliteit.

*[Nota: Op navraag van rdl D B Philander, noem die Speaker dat die kamera in die Banketsaal geïnstalleer is om die veiligheid van alle persone wat die raadsvergadering bywoon, te verseker.]*

Die Speaker dra sy gelukwense oor aan raadslede en beamptes wat gedurende Mei verjaar, met 'n spesiale woord van gelukwensing aan die Uitvoerende Onderburgemeester met haar verjaardag.

**2. VERLOF TOT AFWESIGHEID**

Verlof tot afwesigheid word verleen aan rdl L E Mfutwana.

**3. AFVAARDIGINGS/VERKLARINGS EN MEDEDELINGS/VOORLEGGINGS**

Geen

**4. NOTULES VIR BEKRAGTIGING**

**4.1 NOTULE VAN 'N SPESIALE RAADSVERGADERING GEHOU 30 MAART 2017**

**BESLUIT**
(op voorstel van rdl M van Zyl, gesekondeer deur rdl C B Fortuin)

Dat die notule van 'n Spesiale Raadsvergadering gehou op 30 Maart 2017 goedgekeur en deur die Speaker onderteken word.

**4.2 NOTULE VAN 'N GEWONE RAADSVERGADERING GEHOU 26 APRIL 2017**

**BESLUIT**
(op voorstel van rdl M van Zyl, gesekondeer deur rdl C B Fortuin)

Dat die notule van 'n Gewone Raadsvergadering gehou op 26 April 2017 goedgekeur en deur die Speaker onderteken word.

**5. VERSLAGDOENING INSAKE GEDELEGEERDE BESLUITNEMING DEUR DIE UITVOERENDE BURGEMEESTER**

**BESLUIT**

Dat kennis geneem word van die Uitvoerende Burgemeester se besluite ingevolge gedelegeerde bevoegdheid, soos vervat in die onderstaande notule:

**5.1 NOTULE VAN 'N GEWONE VERGADERING VAN DIE UITVOERENDE BURGE-MEESTERSKOMITEE GEHOU 12 APRIL 2017**

**6. VERSLAGDOENING INSAKE GEDELEGEERDE BESLUITNEMING DEUR DIE MUNISIPALE BESTUURDER**

**BESLUIT**

Dat kennis geneem word van die Munisipale Bestuurder se besluite ingevolge gedelegeerde bevoegdheid, soos vervat in die onderstaande notule:

**6.1 NOTULE VAN 'N BODBEOORDELINGSKOMITEEVERGADERING GEHOU OP 5 APRIL 2017**

**7. SAKE VIR BESPREKING**

**7.1 2017-2022 GEÏNTEGREERDE ONTWIKKELINGSPLAN EN AREAPLANNE (2/1/4/4/1)**

Die Speaker gee geleentheid aan die Uitvoerende Burgemeester, rdh T van Essen, om 'n oorsig te gee van die werksaamhede van Swartland Munisipaliteit oor die afgelope paar jaar. Rdh Van Essen gee inligting deur aangaande die waterkrisis in die Wes-Kaap, met spesifieke verwysing na die damvlakke van die damme wat water aan Swartland en Stad Kaapstad voorsien – wat 10% laer is as dieselfde tyd verlede jaar. Rdh Van Essen noem verder dat die versperring by die inlaatwerke na die Swartland-pompstasie eersdaags verwyder sal word om ook toegang tot die addisionele 10% bruikbare water te verkry. Kennis word verder geneem van die inligting aangaande waterverliese en die beroep deur die burgemeester dat waterdruk gedurende piektye verlaag word, veral gedurende die nag, om waterverliese te beperk wanneer daar pyplekke of –barste is.

Die Uitvoerende Burgemeester gee ook inligting deur aangaande die opgradering van die N7 en die opgradering van die toegangspaaie na Malmesbury-Wes.

Die gemiddelde kapitaalspandering deur die Munisipaliteit, inkomste-vlakke, inwin van tenders en werksgeleentheid daardeur geskep word verder bespreek, sowel as die werksaamhede van die onderskeie departemente oor die afgelope jare ten einde die beste praktyke uit te wys. Die burgemeester sluit die oorsig af deur die koste van dienste agterstande aan die Raad voor te hou wat bykans R906 050 000 bedrae.

7.1/...

Die Uitvoerende Burgemeester lê die nuwe 2017-2022 Geïntegreerde Ontwikkelingsplan (GOP) ter tafel. Die vyf strategiese doelwitte van die GOP word beklemtoon, sowel as die nuwe visie, missie en slagspreuk daarin vervat.

Die Speaker gee geleentheid aan raadslede om kommentaar te lewer op die voorlegging deur rdh Van Essen. Rdl D B Philander bedank die Uitvoerende Burgemeester vir die inligting wat deurgegee is en die erns – ook met verwysing na die insette gelewer deur die ANC, en latere gesprekvoering daaromtrent – waarmee die nuwe GOP opgestel is.

Rdl Philander noem dat omrede die ANC nie gekant is teen die implementering van die nuwe GOP nie, maar begerig is dat sekere aspekte tot die transformering van gemeenskappe (soos genoem in die kommentaar gelewer op die GOP) wel in die GOP vervat moet word, daar nie teen die GOP en begroting gestem sal word nie, maar dat die ANC eerder buite stemming sal bly.

*[<u>Nota:</u> Die Speaker versoek raadslede om nie hul selfone tydens die raadsvergadering te gebruik nie, andersins sal die Speaker die betrokke raadslid versoek om die lokaal te verlaat.]*

Die aangeleentheid word deur die Speaker tot stemming gebring, en word (in die afwesigheid van een raadslid) beslis met 16 stemme ten gunste daarvan, en ses raadslede wat buite stemming bly.

**BESLUIT**
(op voorstel van rdh T van Essen, gesekondeer deur rdv M S I Goliath)

(a) Dat die 2017-2022 Geïntegreerde Ontwikkelingsplan (GOP) vir die Swartland munisipale gebied, sowel as die vyf Areaplanne, goedgekeur word in terme van artikel 25(1) van die Wet op Munisipale Stelsels Nr 32 van 2000;

(b) Dat die wetlike proses soos in die Wet op Munisipale Stelsels Nr 32 van 2000, Wet op Munisipale Finansiële Bestuur Nr 56 van 2003 en die Munisipale Begroting en Verslagdoening Regulasies, 2009 voorgeskryf word, afgehandel word na goedkeuring van die GOP deur die Raad;

(c) Dat daar op 'n geskikte tyd in gesprek getree word met die Hoofsweep van die ANC om ooreen te kom hoe hulle insette op die mees sinvolle wyse in die eerste hersiening van die GOP (wat reeds in September 2017 'n aanvang neem), geakkommodeer kan word.

## 7.2 GOEDKEURING VAN DIE MEERJARIGE KAPITAAL EN BEDRYFSBEGROTINGS, GEWYSIGDE BEGROTINGSVERWANTE BELEIDE, EIENDOMSBELASTING, TARIEWE EN ANDER HEFFINGS VIR DIE 2017/2018, 2018/2019 EN 2019/2020 (5/1/1/1-2017/2018, 5/1/1/2-2017/2018 EN 5/1/4)

Die Uitvoerende Burgemeester, op versoek van die Speaker, hou die wysigings aan die begrotings voor wat sedert Maart 2017 – genoodsaak deur onvoorsiene omstandighede – aangebring is.

Rdh T van Essen, noem onder andere dat – gegewe die waterkrisis wat tans ervaar word – die uitfasering van die 4kl gratis water aan huishoudings gestaak word, en geen gratis water beskikbaar gestel sal word nie (deernishuishoudings uitgesluit wat 6kl gratis water sal kry).

Die Uitvoerende Burgemeester behandel die heffing van eiendomsbelasting en tariewe op handelsdienste en noem dat ‘n gemiddelde styging van 4% tot 10% in die diensterekening van ‘n gemiddelde huishouding te wagte kan wees.

Die Speaker gee geleentheid aan raadslede om repliek te lewer op die begrotingsrede van die Uitvoerende Burgemeester, en noem rdl D B Philander dat die waterrekening van arm huishoudings wat nie vir *equitable share* kwalifiseer nie, maar wat meer as een huishouding op ‘n perseel akkommodeer, onbekostigbaar raak, ook gegewe die verhoogde Vlak 3-watertariewe weens die droogte toestand.

Die goedkeuring/...

7.2/...

Die goedkeuring van die meerjarige kapitaal- en bedryfsbegrotings, gewysigde begrotingsverwante beleide, heffing van eiendomsbelasting, tariewe en ander heffings vir die 2017/2018, 2018/2019 en 2019/2020 word tot stemming gebring en beslis (in die afwesigheid van een raadslid) met 16 raadslede ten gunste daarvan, en ses raadslede wat buite stemming bly.

**BESLUIT**
(op voorstel vand rdh T van Essen, gesekondeer deur rdl P E Solomons)

(a) Dat daar kennis geneem word van die YIV se insette op die begroting en dat SM se waardering vir die insette aan die YIV oorgedrae word vir die insette ontvang vanaf die YIV **(sien Aanhangsel F)**;

(b) Dat daar eweneens kennis geneem word van die bestuurskommentaar op die YIV se insette en dat daar volstaan word met voormelde kommentaar as die formele standpunt van die Raad, met inbegrip van die geleentheid vir verdere gesprekvoering;

(c) Dat kennis geneem word van die insette van die Provinsiale Tesourie rakende die 2017/2018 tot 2019/2020 meerjarige begroting tydens die formele "LGMTEC" prosess **(sien Aanhangsel G)**;

(d) Dat die meerjarige kapitaal- en bedryfsbegrotings ten opsigte van die 2017/2018 – 2019/2020 finansiële jare goedgekeur word as finaal:

| | **Oorspronklike Begroting 2016/2017** | **Tweede Aan-suiwerings-begroting 2016/2017** | **Oorspronklike Begroting 2017/2018** | **Oorspronklike Begroting 2018/2019** | **Oorspronklike Begroting 2019/2020** |
|---|---|---|---|---|---|
| Kapitaalbegroting | R 74 689 669 | R 81 428 433 | R 81 242 586 | R 79 995 064 | R 84 275 813 |
| Bedryfsuitgawes | R 654 711 941 | R 636 140 909 | R 664 697 875 | R 678 167 732 | R 711 965 595 |
| Bedryfsinkomste | R 641 914 085 | R 647 894 024 | R 695 180 693 | R 706 619 497 | R 746 940 706 |
| Begrote Surplus/(Tekort) | (R 12 797 856) | R 11 753 115 | R 30 482 818 | R 28 451 765 | R 34 975 111 |
| Kapitaal Toekennings | R 34 048 649 | R 35 348 649 | - R 35 075 916 | - R 30 037 000 | -R 23 724 000 |
| Surplus/(Tekort) | -R 46 846 505 | -R 23 595 534 | - R 4 593 098 | -R 1 585 235 | R 11 251 111 |

(e) Dat die Raad die voorgestelde elektrisiteitstariewe vir die 2017/2018 finansiële jaar goedkeur, met inagneming daarvan dat dit onderhewig is aan finale goedkeuring deur NERSA;

(f) Dat die Raad die eiendomsbelastingstariewe, tariefstrukture en gewysigde heffings vir water, elektrisiteit, vullisverwydering, riool en ander diverse heffings soos uiteengesit in **Aanhangsel A** goedkeur as finaal;

(g) Dat, met verwysing na die voorgestelde wysigings aan die Verordening insake Eiendomsbelasting en die Eiendomsbelastingsbeleid, soos elders in die agenda voorgelê, kennis geneem en goedkeuring verleen word dat die uitfasering van gedifferensieerde belasting soos van toepassing op die sogenaamde "geografiese areas" van Jakkalsfontein, Grottobaai en Riebeek Vallei in terme van die bestaande verordening en beleid beëindig word. Dat die volle tarief soos van toepassing op residensiële eiendomme soos per die tarieflys ook betaalbaar sal wees ten opsigte van eiendomme binne hierdie areas met ingang van 1 Julie 2017, om te voldoen aan artikel 19(1)(a) van die Plaaslike Regering: Eiendomsbelastingswet, 2004 (soos gewysig), wat bepaal dat die heffing van gedifferensieerde tariewe op residensiële eiendomme verbied word, behalwe onder gespesifiseerde omstandighede;

7.2/...

(h) Dat die Raad kennis neem en aldus **goedkeuring verleen** vir die salarisverhogings ten opsigte van die Munisipale Bestuurder en artikel 56-aanstellings wat wissel tussen 9,36% - 9,76%;

(i) Dat die jaarlikse begrotingstabelle soos vereis deur die Begrotings- en Rapporteringsregulasies en uiteengesit in die tabelle in **Aanhangsel B**, goedgekeur word as finaal;

(j) Dat die Raad kennis neem van die hersiening van die begrotingsverwante beleide, en meer spesifiek die wesenlike wysigings aan die Verimentbeleid as gevolg van die invloed van die mSCOA-implementering met ingang van 1 Julie 2017;

(k) Dat die begrotingsverwante beleide met inbegrip van die 7kl gratis water wat wysig na 6kl in die Deernisbeleid soos vervat in **Aanhangsel C**, goedgekeur word;

(l) Dat die pogings wat bo en behalwe die inisiatiewe wat reeds geïmplementeer is met betrekking tot die MFMA Omsendbrief No. 82: *Cost Containment Measures* in **Aanhangsel D** van kennis geneem word;

(m) Dat toepaslike oorsig meganismes ingestel word om besparingsmaatreëls te monitor, ten einde te voldoen aan artikel 62 en 167 van die MFMA om te verseker dat redelike stappe geneem word vir die effektiewe, doeltreffende en ekonomiese gebruik van openbare hulpbronne en in die beste belang van die plaaslike gemeenskap;

(n) Dat die Raad kennis neem van die begrote bedryfsurplusse, die pogings om die totale verhoging in uitgawes tot slegs 4,5% vanaf die huidige tot die nuwe finansiële jaar te beperk, groei in inkomste van slegs 7,3% in hierdie moeilike ekonomiese omstandighede vir dieselfde periode, sowel as die kontantvloei-staat vir die huidige sowel as die volgende drie finansiële jare en meer spesifiek die vordering in hierdie verband;

- die risikofaktor vir kontantdekking vir bedryfsuitgawes is **5.4 maande** vir 2017/2018; **5.5 maande** vir 2018/2019 en **5.8 maande** vir 2019/2010;
- oor die volgende drie finansiële jare is die beplanning van so ‘n aard dat die volgende bedryfsurplusse verwag word – 2017/2018 ‘n bedrag van **R 30 482 818**; 2018/2019 ‘n bedrag van **R 28 451 765** en 2019/2020 ‘n bedrag van **R 34 975 111**;

(o) Dat die Direkteur: Finansiële Dienste voldoen aan die vereistes van die Begrotings-omsendbriewe en –formate in die konteks van die verslagdoeningsvereistes aan Provinsiale en Nasionale Tesourie;

(p) Dat die Raad kennis neem dat die begroting ook opgestel is in die mSCOA formaat soos vereis deur Nasionale Tesourie.

**7.3 SWARTLAND MUNISIPALE RUIMTELIKE ONTWIKKELINGSRAAMWERK (15/1/4/1)**

Die doel van die Swartland Munisipale Ruimtelike Ontwikkelingsraamwerk (ROR) is om die nodige beleidsriglyne daar te stel om ruimtelike ontwikkeling – toekomstige groei, grondontwikkeling en grondgebruikbeplanning – in die munisipale gebied op 'n wenslike en volhoubare wyse te rig. Sodoende word die skepping en ondersteuning van geïntegreerde, volhoubare en leefbare omgewings verseker en ook die ondersteuning aan sosio-ekonomiese geleenthede.

‘n Intensiewe publieke deelnameproses is sedert Januarie tot einde Maart 2017 deurloop, wat ingesluit het die uitnodiging aan verskeie provinsiale en nasionale departemente, asook staatsbeheerde maatskappe en omliggende munisipaliteite om kommentaar op die ROR te lewer. Die kommentaar ontvang, sowel as terugvoering daarop, is met die sakelys gesirkuleer.

Rdh T van Essen doen ‘n beroep op raadslede om hulle te vergewis van die inhoud van beide die GOP en ROR, en is welkom om voorstelle/insette ter verbetering van die dokumente voor te lê.

7.3/...

Die Speaker – op navraag van rdl D B Philander aangaande die tenderproses gevolg met die aanstelling van die konsultante wat die ROR opgestel het – versoek dat ‘n werkwinkel met raadslede gereël word om raadslede te vergewis van die prosesse met betrekking tot die aanvra van tenders.

Die aangeleentheid word deur die Speaker tot stemming gebring, en word (in die afwesigheid van een raadslid) beslis met 16 stemme ten gunste daarvan, en ses raadslede wat buite stemming bly.

**BESLUIT**
(op voorstel van rdh T van Essen, gesekondeer deur rdl O M Stemele)

Die Raad die finale konsep van die Munisipale Ruimtelike Ontwikkelingsraamwerk vir die totale regsgebied van Swartland ingevolge artikel 7(3) van die Verordening insake Munisipale Grondgebruikbeplanning (PK 7741 van 3 Maart 2017) aanneem onderhewig aan die volgende, naamlik:

(a) Die Raad se besluit moet binne 14 dae vanaf besluitneming in die media en die Provinsiale Koerant vir kennisnamem gepubliseer word;
(b) Die persone/instansies wat in die publieke deelnameproses kommentaar gelewer het moet van die Raad se besluit en reaksie in kennis gestel word;
(c) Alle toekomstige ontwikkelingsaansoeke ingevolge die beginsels van die Munisipale Ruimtelike Ontwikkelingsraamwerk oorweeg en evalueer sal word;
(d) Aksieplanne jaarliks uit die Munisipale Ruimtelike Ontwikkelingsraamwerk na die GOP-proses vir befondsing verwys word;
(e) Spesiale pogings jaarliks aangewend sal word ten einde uitvoering aan aksieplanne in die Munisipale Ruimtelike Ontwikkelingsraamwerk te gee.

*[Nota: Die Speaker verdaag die vergadering vir ‘n vyf minute pouse.]*

## 7.4 GOEDKEURING VAN DIE GEÏNTEGREERDE VASTE AFVALBESTUURSPROGRAM (16/4/B)

*[Nota: Rdl A M Sneewe is afwesig nadat die Speaker die vergadering open.]*

Ingevolge die *National Environmental Management Waste Act (Act 59 of 2008)* – slegs uitgegee in Engels – moet elke plaaslike owerheid ‘n Geïntegreerde Vaste Afvalbestuursprogram hê, wat elke vyf jaar hersien moet word.

Met die hersiening van die program is daar sekere aanbevelings gemaak soos vermeld in die verslag tot die sakelys wat in die GOP opgeneem sal word.

Die Speaker bring die aangeleentheid tot stemming en word dit beslis (in die afwesigheid van twee raadslede) met 16 raadslede ten gunste daarvan, en vyf raadslede wat buite stemming bly.

**BESLUIT**
(op voorstel van rdl C B Fortuin, gesekondeer deur rdl D Bess)

Dat die Derde Generasie Geïntegreerde Vaste Afvalbestuursprogram goedgekeur word en deel van die GOP, Strategiese Doelwit 4, gemaak word.

## 7.5 SLEUTELPRESTASIE-AANWYSERS (KPI’s) EN TEIKENS VIR 2017/2018 (2/4/2)

*[Nota: Rdl A M Sneewe sluit weer by die vergadering aan.]*

Behalwe dat die prestasiebestuursregulasies bepaal dat KPI’s en teikens jaarliks hersien moet word, noodsaak die nuwe GOP ‘n deeglike hersiening daarvan.

Die konsep sleutelprestasie-aanwysers (KPI’s) en teikens is op 30 Maart 2017 aan die Raad vir inbeginsel goedkeuring voorgelê, waarna ‘n publieke deelnameproses deurloop is.

Die sleutelprestasie-aanwysers (KPI’s) en teikens vir 2017/2018 word tot stemming gebring en beslis (in die afwesigheid van een raadslid) met 16 raadslede ten gunste daarvan, en ses raadslede wat buite stemming bly.

7.5/...

**BESLUIT**
(op voorstel van rdl M van Zyl, gesekondeer deur rdl R F van der Westhuizen)

Dat die aangehegte sleutelprestasie-aanwysers (KPI's) en teikens goedgekeur word.

**7.6 AANVAARDING VAN VERORDENINGE INSAKE (1) EIENDOMSBELASTING, ASOOK EIENDOMSBELASTINGBELEID EN (2) KREDIETBEHEER EN SKULDINVORDERING (1/1)**

Die konsep verordeninge is na inbeginsel goedkeuring deur die Raad op 30 Maart 2017 vir publieke kommentaar geadverteer. Kommentaar is vanaf die Yzerfontein Inwonersvereniging ontvang aangaande die kortings op eiendomsbelasting, maar word die insette as deel van die begrotingsdokumente hanteer.

Daar is dus geen wysigings sedert Maart 2017 aan die dokumente aangebring nie.

Die Speaker bring die aangeleentheid tot stemming en word (in die afwesigheid van een raadslid) –

**EENPARIG BESLUIT**
(op voorstel van rdl C Daniels, gesekondeer deur rdl C H Papers)

(a) Dat die volgende verordeninge deur die Raad goedgekeur word, om in werking te tree op datum van afkondiging in die Provinsiale Koerant:

- Verordening insake Eiendomsbelasting;
- Verordening insake Kredietbeheer en Skuldinvordering, asook Kredietbeheer- en Skuldinvorderingsbeleid, ingesluit as skedule;

(b) Dat die Eiendomsbelastingsbeleid deur die Raad goedgekeur word om in werking te tree op die datum waarop die Verordening in werking tree.

**7.7 HERSIENING VAN STELSEL VAN DELEGASIES (2/5/1, 2/5/2)**

Artikel 59 van die Munisipale Stelselswet bepaal dat 'n Raad 'n Stelsel van Delegasies moet ontwikkeling en onderhou wat administratiewe en operasionele doeltreffendheid sal optimaliseer en voorsiening maak vir voldoende wigte en teenwigte.

Die aangehegte delegasies dien as die 1ste hersiening van die Stelsel van Delegasies sedert die aanvaarding daarvan deur die nuwe Raad gedurende Augustus 2016.

**BESLUIT**
(op voorstel van rdv M S I Goliath, gesekondeer deur rdl N Smit)

(a) Dat die wysigings aan die Stelsel van Delegasies goedgekeur word soos per Aanhangsel A tot die verslag;

(b) Dat kennis geneem word dat geen wysigings aangebring is aan die Artikel 53 Roluitklaring vir politieke strukture, politieke ampsbekleërs en die munisipale bestuurder nie, welke dokument deel uitmaak van die Stelsel van Delegasies.

**7.8 AANBEVELING VAN ALGEHELE ORGANISATORIESE STRUKTUUR VIR GOEDKEURING MET EFFEK VANAF 1 JULIE 2017 IN AG GENOME WYSIGINGS AAN BESKERMINGSDIENSTE EN KORPORATIEWE DIENSTE (2/3)**

Artikel 66 van die Munisipale Stelsels Wysigingswet, 2011 bepaal dat die munisipale bestuurder verantwoordelik is vir die ontwikkeling van 'n organisatoriese struktuur vir goedkeuring deur die munisipale raad.

Die wysigings aan die organisatoriese struktuur word volledig in die verslag tot die sakelys toegelig.

Besluit/...

7.8/...

**BESLUIT**
(op voorstel van rdl M van Zyl, gesekondeer deur rdl E S M Maart)

Dat die Raad, met inagneming van die aanbevelings van die Plaaslike Arbeidsforum en die Uitvoerende Burgemeesterskomitee, die volle organisatoriese struktuur goedkeur, met inagneming van die wysigings van die organisatoriese struktuur ten opsigte van Beskermingsdienste en Korporatiewe Dienste vir implementering met ingang van 1 Julie 2017.

**7.9 BEWEERDE SKENDINGS VAN DIE GEDRAGSKODE VIR RAADSLEDE EN/OF VERORDENING INSAKE DIE REËLS VIR DIE HOU VAN VERGADERINGS (3/1/6)**

[Nota: Die betrokke raadslede verlaat die lokaal, naamlik rdle, F S Humphreys, B J Penxa, D B Philander en N S Zatu vir die bespreking van die item.]

Daar is op 26 Januarie 2017 aan die Raad verslag gedoen aangaande die beweerde skendings van die Gedragskode vir Raadslede en/of oortreding van die Verordening insake die Reëls vir die Hou van Vergaderings deur rdle F S Humphreys, B J Penxa, D B Philander en N S Zatu.

Die aangeleentheid is na die Dissiplinêre Komitee verwys vir verdere ondersoek. Die Dissiplinêre Komitee het op 24 en 25 April 2017 byeengekom om die aanklagte te oorweeg en bevindinge te maak – sien aangeheg tot die verslag.

Die aangeleentheid word tot stemming gebring en (in die afwesigheid van vyf raadslede) beslis met 16 raadslede ten gunste daarvan, en twee raadslede wat buite stemming bly.

**BESLUIT**
(op voorstel van rdl O M Stemele, gesekondeer deur rdl M van Zyl)

(a) Dat daar kennis geneem word van die dissiplinêre komitee se bevindinge en aanbevelings rakende die verhore van rdle D B Philander (op twee klagtes), N S Zatu, B J Penxa en F S Humphreys gehou op 24 en 25 April 2017;

(b) Dat die aanbevelings bekragtig word;

(c) Dat die onderskeie raadslede van die besluit van die raad in kennis gestel word, en van hul reg tot appèl tot die LUR vir plaaslike regering binne 14 dae na sodanige kennisgewing;

(d) Dat die LUR van die bevindinge in kennis gestel word;

(e) Dat die dissiplinêre komitee met volmag beklee word om ‘n datum te bepaal teen wanneer verskonings aangebied moet word deur rdle Philander, Zatu en Penxa, en om te besluit of ‘n verskoning, indien aangebied, aanvaarbaar is al dan nie.

**7.10 STAANDE REËLS EN PROSEDURES MET BETREKKING TOT DISSIPLINÊRE AANGELEENTHEDE RAKENDE RAADSLEDE (3/B)**

Die beleid is op 24 November 2016 deur die Raad aanvaar en het ten doel om eenvormige reëls en prosedures daar te stel om dissiplinêre ondersoeke in terme van die Gedragskode vir Raadslede en die Verordening insake die Reëls vir die Hou van Vergaderings daar te stel.

Die dienste van adv Jan Koekemoer is verkry om die Dissiplinêre Komitee by te staan in die onlangse dissiplinêre ondersoeke, en het eg. geadviseer dat die betrokke beleid hersien word – soos gesirkuleer met die sakelys.

Die aanbevelings voor die Raad word deur die Speaker tot stemming gebring en beslis (in die afwesigheid van een raadslid) met 16 stemme ten gunste daarvan en ses raadslede wat buite stemming bly.

Besluit/...

7.10/...

**BESLUIT**
(op voorstel van rdv M S I Goliath, gesekondeer deur rdl E S M Maart)

Dat die Staande Reëls en Prosedure met betrekking tot Dissiplinêre Aangeleenthede rakende Raadslede, soos vervat in Aanhangsel A tot die verslag, vir implementering aanvaar word om die reëls soos goedgekeur op 26 November 2016 te vervang.

**7.11 VOORGESTELDE UIT-DIE-HAND-VERVREEMDING VAN 'N GEDEELTE VAN ERF 327, MALMESBURY (12/2/5/2-8/5)**

[Nota: Rdh T van Essen, en rdl J de Beer verlaat die lokaal vir die bespreking van die item weens hul betrokkenheid by die ACVV.]

'n Aansoek is ontvang vanaf die ACVV Malmesbury vir die aankoop van 'n gedeelte van erf 327, Malmesbury (groot ±6823 m²) vir toekomstige uitbreidings aan die crèche fasiliteite op erf 3756, asook vir die dringende oprigting van 'n Engels-medium Skool (ouderdom 3 tot graad 7).

Rdl F S Humphreys verneem watter beleid, sowel as wie bepaal hoeveel die afslag moet wees, m.a.w. wie is die besluitnemer in hierdie verband.

Die Direkteur: Korporatiewe Dienste verduidelik dat die afslag deur die Verordening van die Raad en gepaardgaande Beleid (Verordening insake die Oordrag van Munisipale Kapitale Bates, PK 7394 van 22 Mei 2015) en die "Municipal Asset Transfer Regulations" soos afgekondig ingevolge die Wet op Munisipale Finansiële Bestuur, 2003 (SK 31346 van 22 Augustus 2008) gereël word.

Hierdie wetgewende raamwerke bepaal dat 'n afslag van tot 20% van die munisipale waardasie toegestaan mag word, maar is dit die Raad se prerogatief om die persentasie afslag te bepaal. Die persentasie vervat in die verslag is dus slegs 'n aanbeveling vir oorweging deur die Raad.

Rdl D B Philander noem dat die vraag deur rdl Humphreys belangrik is omdat daar korrupsie plaasvind by sekere NGO's wat deur die Raad ondersteun word by wyse van die afslag of verdere finansiële bydraes, en word verneem hoe die Raad hierdie korrupsie teenwerk.

**BESLUIT**
(op voorstel van rdl R F van der Westhuizen, gesekondeer deur rdl N Smit)

(a) Dat die Raad goedkeuring verleen in terme van die toepaslike Verordening asook Artikel 14 van die Wet op Munisipale Finansiële Bestuur, 2003 dat Gedeelte A (groot ± 6823 m²) van erf 327, Malmesbury uit-die-hand uit aan die ACVV Malmesbury (die eienaar van erf 3756, Malmesbury) vervreem word vir konsolidasie met erf 3756, en wel teen R88 700,00, BTW uitgesluit;

(b) Dat kennis geneem word dat die bogemelde grond, wat tans nog deel uitmaak van die munisipale meentgront (erf 327) in geen stadium vir die verskaffing van 'n minimum of enige ander vlak van basiese munisipale dienste benodig was of word nie;

(c) Dat die volgende redes genotuleer word vir die uit-die-hand vervreemding soos voormeld, sonder om 'n openbare mededingingsproses te deurloop:
   (i) Die ACVV as nie-winsgewende instelling met die suksesvolle bedryf van die kindersorgfasiliteite op erf 3756 histories en afdoende bewys het dat die instelling oor die vermoë en kapasiteit beskik om die eiendom wat verkoop staan te word met sukses te kan ontwikkel en volhoubaar te kan bedryf;
   (ii) Die beskikbaarstelling van die grond op hierdie wyse 'n prioriteitsbehoefte (aan kindersorg en opvoeding) in die gemeenskap sal bevredig, en die Raad as sulks beslag gee aan sy grondwetlike oogmerk om sosiale ontwikkeling te bevorder.

(d) Dat die/...

7.11/…

(d) Dat die koper verantwoordelik sal wees vir alle aanvullende en toevallige kostes wat uit die transaksie mag voortspruit, waaronder
- advertensiekostes;
- oordragskostes;
- kostes m.b.t. die hersonering van die eiendom (vanaf onbepaalde sone tot gemeenskapsone 1), onderverdeling daarvan (van erf 327), moontlike sluiting, asook opmeting en die gepaardgaande verkryging van goedgekeurde landmeterskaarte;

(e) Dat die voorgenome transaksie in die media geadverteer word vir kommentaar en/of potensiële besware, en dat die uitvoerende burgemeester met volmag beklee word om in oorlegpleging met sy komitee te handel met enige besware wat ontvang sou word;

(f) Dat alvorens die voorneme geadverteer word, skriftelike bevestiging van die aansoeker bekom word dat daar ingestem word tot die voorwaardes soos vervat in hierdie verslag.

**7.12 VOORGESTELDE VERVREEMDING VAN GEDEELTE ERF 499, RIEBEEK-WES AAN DEPARTEMENT OPENBARE WERKE VIR UITBREIDING AAN BESTAANDE KLINIEK (12/2/B)**

Die Departement van Openbare Werke wil graag ‘n gedeelte (groot ±550 m²) van erf 499, Riebeek-Wes bekom vir konsolidasie met erf 1843 waarop die bestaande gesondheidskliniek geleë is. Die grond word benodig vir toekomstige uitbreidings aan die kliniek.

Die Departement het versoek dat die grond weens finansiële beperkinge “gratis” beskikbaar gestel word, maar is hul meegedeel dat ingevolge die MFMA, sowel as die Wes-Kaapse Wet op Grondadministrasie, Wet 6 of 1998 die Munisipaliteit verplig word om die grond teen ‘n markverwante prys van die hand te sit.

**BESLUIT**
(op voorstel van rdl N Smit, gesekondeer deur rdl D B Philander)

(a) Dat kennis geneem word dat erf 499, Riebeek-Wes in geen stadium vir die verskaffing van ‘n minimum of enige ander vlak van basiese munisipale dienste benodig word nie;

(b) Dat die Raad goedkeuring verleen in terme van Artikel 14 van die Wet op Munisipale Finansiële Bestuur, 2003 dat ‘n gedeelte (groot ± 550 m²) van erf 499, Riebeek-Wes uit-die-hand-uit aan die Wes-Kaapse Departement van Vervoer en Openbare Werke vervreem en oorgedra word vir konsolidasie met erf 1843, Riebeek-Wes ten einde toekomstige uitbreidings van die bestaande kliniek te kan akkommodeer;

(c) Dat die verkoopprys vasgestel word op R24 750,00, BTW uitgesluit;

(d) Dat die volgende voorwaardes sal geld:
   (i) Die koper sal verantwoordelik wees vir alle aanvullende en toevallige kostes wat uit die transaksie mag voortspruit, ingesluit advertensiekostes, oordragkostes en die kostes wat verband hou met die sluiting van die gedeelte publieke oopruimte, die hersonering en onderverdeling daarvan asook konsolidasie met erf 1843;
   (ii) Indien enige bogrondse of ondergrondse diens of dienste vervang, verskuif en/of beskerm moet word, die volle uitgawe daaraan verbonde vir die koste van koper sal wees;
   (iii) Daar van die raadsprokureur se dienste gebruik gemaak word om die verkoop-ooreenkoms op te stel en oordrag aan die koper te bewerkstellig;
   (iv) Die voorgenome ontwikkeling op die betrokke gedeelte grond sal moet voldoen aan die toepaslike grondgebruiksparameters, en bouplanne aan die Munisipaliteit voorgelê sal moet word ooreenkomstig die Verordening betreffende die Indien van Bouplanne (PK 56818 gedateer 22 Mei 2015);

7.12/…

(e) Dat die uit-die-hand-vervreemding van die eiendom vir publieke kommentaar geadverteer word, en – indien enige besware ontvang word – die Uitvoerende Burgemeesterskomitee met volmag beklee word om daarmee te handel, en om die transaksie te mag finaliseer;

(f) Dat alvorens die voorneme geadverteer word, skriftelike bevestiging van die aansoeker bekom word dat daar ingestem word tot die voorwaardes soos vervat in hierdie verslag;

(g) Dat volmag verleen word aan die Direkteur: Korporatiewe Dienste om die verkoopooreenkoms te mag finaliseer en onderteken.

**GETEKEN:**
**SPEAKER**